SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS 13 FEBRUARIE 2005

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

In die nuus vandag:

PEARS "WELKOM OP HF" QSO-PARTYTJIE

OPROEP AAN ALLE HERHALERWERKGROEPE EN SYSOPS VAN ALLE ONBEMANDE TOESTELLE

HAMNETVERGADERING.

POTCHEFSTROOMSE RADIOAMATEURKLUB VERSKAF KOMMUNIKASIE

DIE SUIDER-AFRIKAANSE ANTIEKERADIO ASSOSIASIE VERKIES 'N PRESIDENT

AFRIKA ROEP AVONTUURLUSTIGE AMATEUR

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens maak staat op nuusinsette van klubs en individue aangaande amateurradioaktiwiteite. Plaas asb. U berigte op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb. in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede.

PEARS "WELKOM OP HF" QSO-PARTYTJIE

Die PEARS "Welkom op HF" QSO-partytjie sal oor die naweek van 19-20 Februarie plaasvind. Die doel van die byeenkoms is om die ZR-gelisensieerdes op HF te verwelkom, en alle stasies word aangemoedig om deel te neem. Daar sal sertifikate uitgereik word aan ZR- en ZS- stasies wat die hoogste tellings behaal. Die reëls kan gevind word op die hoofbladsy van die SARL-webwerf. Let asseblief daarop dat aangesien 'n groot aantal deelnemers verwag word, 'n spesiale e-posadres naamlik pearscontest@mweb.co.za gestig is waarheen logstate gestuur moet word vir prosessering. Let daar-op dat die inskrywings op 31 Maart sluit en geen laat inskrywings aanvaar sal word nie.

OPROEP AAN ALLE HERHALERWERKGROEPE EN SYSOPS VAN ALLE ONBEMANDE TOESTELLE

Oor die jare het die herhalerlys op die webblad van die SARL onder baie kritiek deurgeloop omdat dit nie behoorlik op datum was met wat in die werklikheid aangaan nie. Gevolglik was dit moelik om inligting te verskaf aan lede wat inligting oor herhalers versoek het, sowel as met die prosessering van aansoeke vir nuwe lisensies.

Daar is nou 'n nuwe aanlyn databasis geskryf om vinnig en heeltyds herhalerwerkgroepe toe te laat om die inligting oor die onbemande installasies onder hul toesig op datum te hou. Die sisteem sal ver reikende voordele inhou en alle maniere van verslagdoening tot die voordeel van alle klubs in Suid-Afrika inhou.

As u kan help met inligting oor onbemande installasies in u area, vul asseblief soveel inligting as moontlik op die webwerf van die SARL in. Die sisteem is nog nuut en soos terugvoering inkom sal veranderings aangebring word om dit te verbeter. Laat ons dus asseblief u terugvoering kry.

Wanneer u poog om met die webwerf van die SARL kontak te maak, let asb. daarop dat daar 'n za aan die einde van die adres moet wees. Dit blyk dat baie persone probeer om die webwerf van die SARL te kontak, die za uitlaat en dan kla dat hulle nie toegang kan verkry nie. Die volledige adres is www.sarl.org.za.

LAAT BERIG: Daar is nou 'n nuwe roostervierkantkaart vir herhalers en ander installasies beskikbaar. Deur hierdie kaart te gebruik kan installasies geografies gesien word. Gebruik dit om u volgende padrit te beplan en vind herhalers langs die pad of ontdek wat in u area beskikbaar is.

HAMNETVERGADERING.

Na die vergadering gehou op 23 Oktober 2003, is daar besluit om meer gereeld Hamnetvergaderings te reel om sake te bespreek wat vir Hamnetlede van waarde kan wees.

Die volgende vergadering word gereël vir Saterdag 26 Februarie by die NARS te Radiokop en sal om 14:00 'n aanvang neem.

Ons het lede uit die mediese bedryf uitgenooi om ons toe te spreek oor hulle aktiwiteite en hoe noodkommunikasie moontlik by hulle aktiwiteite kan inpas.

Daar is reeds twee gassprekers en ons hoop op 'n derde persoon. Die agenda sal op die SARL-Webwerf geplaas word sodra al die sprekers hulle teenwoordigheid bevestig het.

Ons sien uit na julle teenwoordigheid.

POTCHEFSTROOMSE AMATEURRADIOKLUB VERSKAF KOMMUNIKASIE

Die Potchefstroomse Amateurradioklub sal kommunikasie op 145,7375 MHz vanaf 13:00 verskaf gedurende die jaarlikse Potchefstroomswengala wat gehou

sal word op Saterdag, 26 Februarie by die Porchefstroomse dam. Klublede sal mobiel wees op motorbote en verslag doen aan die basisstasie wat in die tent van die Nooddienste by die dam gesetel sal wees.

DIE SUIDER-AFRIKAANSE ANTIEKERADIO ASSOSIASIE VERKIES ’N PRESIDENT

Die Suider-Afrikaanse AntiekeRadio Assosiasie, SA-AWA, berig dat hulle Rod Radford, ZS5RK, as president verkies het vir 2005.

Bushy Roode, ZS6M, dien as Vorige president; Andy Cairns, ZS6ADY, dien as QSL-bestuurder; Willem Nel, ZS6ALL, behou sy dienste as netbeheerder; Allan FranzSen, ZS6BIK, sien om na die administratiewe sake.

Lidmaatskap van die SA-AWA is deur assosiasie, en daar is geen ledegelde nie. Vergaderings word elke Saterdagoggend om 09:00 op 7070 kHz SAT gehou.

President Rod Radford het ’n spesiale uitnodiging aan ZR’e en ZU’s gerig om by die weeklikse vergaderings aan te sluit.

NUWE LEDE VIR DIE OOSRANDSE RADIOKLUB

Die Oos-Rand Radioklub verwelkom die volgende nuwe lede: Frikkie van Blerk, Springs; Koos van Blerk, Springs; Barnie Barnard, ZR6JAA; Henry Swanepoel, ZR6SRK; Dion de Beer, ZS6DEB; Jenny de Beer, ZS6FBI; Nalantie de Beer, ZS6STX; Derrick de Beer, ZS6CIA.

Die Oos-Rand Radioklub wens die lede ’n lang en gelukkige lidmaatskap toe!

WENNER VAN DIE DUBBELBAND LINIêRE VERSTERKER

Geluk aan Jimmy Smith, ZR6CC, van Midrand in Gauteng. Hy is die wenner van die dubbelband liniêre versterker wat tydens die Oos-Rand Radioklub se vlooimark getrek is.

Baie dankie aan elke amateur wat bygedra het tot die Oos-Rand Radioklub se loting van die afgelope drie maande.

’n Spesiale woord van dank aan Arno du Plessis, ZS6BDD, wat die splinternuwe versterker kosteloos aan die klub beskikbaar gestel het. Dankie Doepie!

AFRIKA ROEP AVONTUURLUSTIGE AMATEUR

Die Internasionale Rooikruis benodig die dienste van ’n kundige persoon om na hulle radiokommunikasie- en rekenaarinstallasies in Afrika en aangrensende eilande om te sien. Dit kan dus uitstekende geleenthede aan ’n avontuurlustige radioamateur bied om skaars entiteite tydens sy besoeke aan hulle te aktiveer. Vir meer besonderhede kontak Tjerk Lammers, ZS6P, met e-posadres zs6p@iafrica.com.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Voortplantingstoestande was weereens baie swak oor die afgelope week. Tog is ek bekend met enkele opwindende DX-kontakte, rapporteer Kobus, ZS6KOB.

Die sonvlekgetal was op Donderdag 53,4 teenoor verlede week se baie lae 21,4. Daar is wel 'n opwaartse tendens, maar dit kan oor die baie kort termyn wees. Op die sonoppervlakte was daar wel enkele aktiwiteite, maar verder bykans niks noemenswaardig nie. Die voorspelde gemiddelde sonvlekgetal vir Februarie is slegs 25,2.

DAGBOEK VAN GEBEURE 19-20 Februarie - PEARS "Welkom op HF" QSO-partytjie; 31 Maart - Finale lesings vir AMSATCON2005 in te dien; sluitingsdatum vir stadium 1 van die 2005 Konstruksiekompetisie; 08 April - SARL Toekenningsdinee; 09 April - AJV van die SARL; 14 Mei - AMSATCON2005; 31 Mei - sluitingsdatum vir stadium 2 van die 2005 Konstruksiekompetisie;

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 700, 9 750 en 7 082 kHz en verskeie 2 m herhalers in u omgewing te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin. Dit is saamgestel deur Gustav, ZS6BWN, en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens aan almal.

/EX